SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 5 OKTOBER 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die Boland Amateurradioklub moet aankondig dat OK Dan de Vries, ZS1DF, op Saterdag 27 September, in die ouderdom van 82 jaar, stil sleutel gegaan het.

Dan was vir 45 jaar 'n radioamateur, het lank op die bestuur van die destydse Tak Boland gedien en was ook vanaf 1980 tot 1981 President van die SARL. Die SARL is dankbaar vir die diens wat hy aan amateurradio en die Liga gelewer het en spreek sy innigste simpatie uit teenoor sy familie en vriende.

(POUSE)

In die nuus vandag:

BEWEERDE 'OUDSTE AMATEUR IN DIE VSA' WORD 103

HERNU ASB. U LIDMAATSKAP VROEGTYDIG

INTEGNET VIER RUIMTEWEEK

EERSTE DONASIES VIR FONDS VIR HERAANSLUITING BY DIE IARU ONTVANG

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede.

BEWEERDE 'OUDSTE AMATEUR IN DIE VSA' WORD 103

Die man wat geglo word die oudste amateurradio-operateur in die VSA is - Byrl "Tex" Burdick, W5BQU, van El Paso - het op 25 September 103 jaar oud

geword. In die herfs van 1930 gelisensieër, is Burdick nog elke dag op die lug - mees onlangs op 15 meter (kyk vir hom uit rondom 21,315 MHz), en hy geniet lekker gesels. Namens die Liga het ARRL President en mede-Texaan, het Jim Haynie verlede week aan Burdick geskryf om gelukwense aan hom oor te dra. Burdick is 'n lid van die ARRL en 'n gereelde QSLler. Gelukkige verjaarsdag Tex! Beste wense ook van die SARL, Tex, en mag jy gespaar word om nog vele gelukkige QSO's te geniet.

HERNU ASB. U LIDMAATSKAP VROEGTYDIG

Weens die vertraging met die vasstelling vanledegeld vanjaar, is rekenings eers gedurende Julie uitgestuur. Die 50% vlak is nou bereik. Dit is dieselfde as hierdie tyd verlede jaar, maar is in die geheel ongeveer twee maande laat. Die Raad beperk dus uitgawe streng totdat meer lede hernu en die ledegeld ontvang is.

Herinneringsrekenings sal binnekort gestuur word aan alle lede wat nognie hernu het nie. Vir die eerste keer sal die SARL dit per e-pos stuur aan alle lede vir wie ons reeds 'n geldige e-posadres het. Dit sal 'n aansienlike besparing, geraam op ongeveer R2000, vir die SARL beteken. Lede mag steeds versoek dat 'n gedrukte rekening per pos of faks aan hulle gestuur word. Gedrukte rekenings rekenings sal binne die volgende twee weke aan die lede sonder e-posadresse gestuur word.

Verskeie lede het gerapporteer dat die oorspronklike rekenings wat in Julie gepos is, nie ontvang is nie. Dit blyk dat ongeveer 1% van die rekeninge in die posstelsel verlore gegaan het, wat in ooreenstemming is met besigheidsondervinding. Indien u nognie u rekening ontvang het nie, vra asb. die SARL-kantoor by 011 675 2393 om 'n duplikaat aan u te pos.

U subskripsie is belangrik vir die voorgaande bedryf van die Liga. Hernu asb vroegtydig sodat ons verseker is van die beskikbaarheid van fondse sodat die SARL bedryf kan word soos u dit wil hê.

INTEGNET VIER RUIMTEWEEK

Vanaand se INTEGNET sal fokus op die Internasionale Ruimteweek met gasspreker Prof Garth Milne van die Universiteit van Stellenbosch en Sunspace.

Hierdie week se tema 'Horison buite die Aarde' hou iets goeds in vir amateurradio aangesien ons van die eerste nie-staatsgroepe is wat wat die ruimte ondersoek. Toe OSCAR 1 in 1961 gelanseer is, slegs 4 jaar na die mens se eerste satelliet deur die Russe gelanseer is, het amateurradio 'n kleim vir homself in ruimteverkenning afgebaken. Amateurradio is vandag nog steeds betrokke, hetsy met die ontwerp en konstruksie van satelliete of met bedryf vanuit die Internasionale Ruimtestasie. Amateurs in Duitsland beplan nou om amateurradio na Mars te neem."

INTEGNET sal vanaand, Sondagaand 5 Oktober, om 20:00 SAT op die lug wees en sal die geskiedenis van amateursatelliete in oorsig neem, die opwinding

van Suid-Afrika se eerste satelliet, SUNSAT Oscar 35 beleef, en die amateur-toerusting vir die volgende SUNSAT, wat in die beplanningstadium is, bespreek. Behalwe baie lokale herhalernetwerke, sal daar 'n herleiding op 3 718 kHz wees.

Klubs wat hulle lokale herhaler aan die netwerk wil koppel, moet 'n versoek rig aan armi@sarl.org.za.

EERSTE DONASIES VIR FONDS VIR HERAANSLUITING BY DIE IARU ONTVANG

Die eerste donasies vir die veldtog van die Suid-Afrikaanse Amateur Ontwikkelingstrust se veldtog om geld in te samel om die aansluiting van die SARL by die IARU moontlik te maak, is verlede week ontvang. Ongeveer R13 000 sal ingesamel moet word.

Die Trust het die bal aan die rol gesit deur R5 000 uit sy lopende rekening beskikbaar te stel. Die bedrag wat dus bymekaar gemaak moet word is R8 000. Radioamateurs word aangemoedig om by te dra tot hierdie fonds. "Dit is in elke radioamateur se belang om te verseker dat Suid-Afrika sy internasionale verhoudings behou en 'n voorbeeld vir Afrika stel. As die grootste Amateurradiovereniging in Afrika en dié land met soveel Radioamateurs as die res van Afrika saam, kan ons nie uit die hoofstroom van georganiseerde amateurradio bly nie", aldus SARL president Graham Hartlett, ZS6GJH.

Terwyl die Trust die industrie as teiken het vir fondsinsameling, doen dit ook 'n beroep op alle radioamateurs om 'n bydrae te maak. Stuur asb u bydraes aan SA Amateurradio Ontwikkelingstrust, Posbus 90438, Garsfontein, 0042 of dra die bedrag direk oor in die SA Amateurradio Ontwikkelingstrust se ABSA rekening nommer 560 142 722, Takkode 334 126.

Alle donateurs sal 'n sertifikaat ontvang ter erkenning van hulle bydrae. 'n Lys van donateurs sal op die SARL se webblad geplaas word.

Die trust wil graag die nodige fooi na die IARU so gou moontlik oorplaas. In die geval waar meer geld as benodig ingesamel word, sal die surplus in trust gehou word om by te dra tot die 2004 lidmaatskapsfooi. Baie dankie aan twee amateurs van KwaZulu-Natal wat die bal aan die rol gesit het. Ondersteun Amateurradio nou. Dra asseblief vandag by. (ZS6AKV)

MAGALIES RADIOAMATEURKLUB SE AJV EN NUWE KOMITEE

Tydens Magalies Radioamateurklub se AJV wat op 27 September plaasgevind het, is die volgende lede tot die nuwe komitee verkies: Voorsitter: Marten du Preez, ZS6ZY; Ondervoorsitter: Pieter Scholtz, ZS6LC; Sekretaris: Magda van Wyk, ZS6MVW; Tesourier: Nico du Toit, ZR6AFJ; Tegniese sameroeper: Piet van Wyk, ZS6MVW; Sosiale aangeleenthede: Naretha Nel, ZR6MNJ; Jeugkoördineerder: Lizette van Wyk, ZR6LZT; Bemarking: Johan Nel, ZR6JPN; Redakteur Teenspanning: Pieter Scholtz, ZS6LC; Bulletinkoördineerder: Magda van Wyk, ZS6MVW.

Ons bedank die lede wat uittree vir hulle harde werk die afgelope jaar en wens die nuwe bestuur alles van die beste toe.

Die president van die SARL, Graham Hartlett, ZS6GJH, en sy LV Natasha, het ons vereer met hulle teenwoordigheid. Graham het die vergadering ingelig oor die verwikkelinge in die SARL sedert die nuwe raad aangestel is. Hulle het ook die dinee bygewoon en lekker saam met ons gekuier.

DATUMS OM TE ONTHOU

Spesiale INTEGNET vanaand, Sondag 5 Oktober. RAE 16 Oktober. Toesighouers moet weer registreer. Die afsnydatum vir ledegeldhernuwings is verskuif na 31 Oktober 2003.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX